WIKIPEDIA

# *Spinosaurus*

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie



’n Voorstelling van *S. aegyptiatus*.



’n Gerekonstrueerde skedel van *S. aegyptiacus*.

***Spinosaurus*** ("ruggraat-akkedis") was ’n genus teropode-dinosourusse wat 112 to 97 miljoen jaar gelede, van die Albium- tot die Senomanium-tydsnede van die Kryt-periode, in Noord-Afrika voorgekom het. Die genus is eerste in 1912 in Egipte ontdek. Die aanvanklike oorblyfsels is in die Tweede Wêreldoorlog vernietig, maar nog materiaal is in onlangse jare ontdek. Dit is onduidelik of albei spesies, of net een, in wetenskaplike geskrifte beskryf word. Die bekendste spesies is *S. aegyptiacus* van Egipte; die ander moontlike spesie is *S. maroccanus* van Marokko.

Die **spinosourus** is dalk die heel grootste van alle vleisvretende dinosourusse, selfs groter as *Tyrannosaurus* en *Giganotosaurus*. Volgens ramings wat in 2005 en 2007 gepubliseer is, kon hulle 12,6 tot 18 m lank gewees het en 7 tot 20,9 ton geweeg het. Die skedel was lank en smal soos dié van ’n moderne krokodil. Hulle het onder meer vis geëet; daar is bewyse dat hulle dalk op land en in die see gebly het, nes moderne krokodille. Die lang, kenmerkende stekels op die rug van *Spinosaurus* het tot 1,65 m lank geword en is waarskynlik deur vel verbind om ’n seilagtige struktuur te vorm, hoewel sommige geleerdes dink dit was omring deur vet om ’n boggel te vorm. Daar is verskeie teorieë oor die funksie daarvan, soos hitteregulering of vertoon.

***Spinosaurus***

**Tydperk: Vroeë-Laat Kryt**

**112–97 m. jaar gelede**

**PreЄ Є O S D C P T J K PgN**



’n Gerekonstrueerde skelet van *S. aegyptiacus* in Japan.

**Wetenskaplike klassifikasie**

| | |
|---|---|
| Koninkryk: | Animalia |
| Filum: | Chordata |
| Klas: | Sauropsida |
| Superorde: | Dinosauria |
| Orde: | Saurischia |
| Suborde: | Theropoda |
| Familie: | †Spinosauridae |
| Genus: | †*Spinosaurus* (Stromer, 1915) |

**Tipespesie**

†***Spinosaurus aegyptiacus***

(Stromer, 1915)

**Spesies**

- †***S. aegyptiacus*** Stromer, 1915
- †***S. maroccanus***? Russell, 1996

